# PSALM 103

God wil ek loof met al - les wat in my is,

ek wil Hom prys om - dat Hy goed vir my is.

Ek sal sy goed- heid al - tyd bly ont-hou.

# 103

## 1(b)

Hom wil ek prys vir al sy goei -e da - de

Hy wat ver- gif - nis skenk deur sy ge - na - de.

Sy Naam is hei - lig en Hy is ge-trou.

2.
Hy *bied teen* dood en *siekte my be*skerming
en *kroon my* met sy *liefde en ont*ferming;
*van* dit wat my be*dreig, maak Hy my* vry;
Hy *gee vir* my die *goeie so oorv*loedig;
in *alles* maak die *Here my voor*spoedig,
*en* jeugdig soos 'n *arend maak Hy* my.

3.

Die *Here* is vol *liefde en lank*moedig.
Hy *is in* sy *geregtigheid oor* vloedig.
*Aan* Moses is sy *wil bekend ge*stel;
Hy *het sy* volk *gelei na hul be*vryding
en *Hy ver*los ver*druktes van hul* lyding.
*Sy* weg is voorge*hou aan Isra*el.

4.
Sy liefde, ver bo alle taal verhewe,
sal al ons sondes onvergeld vergewe.
Hy is onmeetbaar lief vir wie Hom dien,
so groot, daar is geen maatstaf voor te kry nie.
Hy sal nie kwaad vir ons vir altyd bly nie
en sal na ons behoeftes om bly sien.

5.

So *ver neem* Hy ons *sondes weg as* Vader,
ons *kan met* geen be*skrywing dit b*enader.
*Hy* wil ons van ons *sondelas g*enees.
Veel *hoër* reik sy *liefde uit in* waarde
as *wat die* hemel *uitstyg bo die* aarde
*Vir* hulle wat Hom *dien en eer en* vrees.

6.
Die Here is ons stoflikheid gedagtig,
ons is 'n korte lewensduur deelagtig,
Soos van 'n veldblom, kwesbaar, of soos gras.
Die Here weet waarvan Hy ons gemaak het.
As die woestynwind ons eers aangeraak het,
Bly daar 'n leegte, altyd, waar ons was.

7.
Maar *ewig* duur die *liefde van die* Here.
Hy *heers tot* in die *hoogste, verste* sfere.
*Vir* wie Hom dien en *sy gebooie* hou,
duur *God se* trou be*stendig deur ge*slagte,
en *almal,* alles *leef in sy* gedagte.
*Hy* eis aan sy ver*bond voortdurend* trou.

8.
En*gele,* kom, kom *hemelwesens* magtig,
dié *wat Hom* dien, kom *loof die Heer* eendragtig,
*Laat* almal wat Hom *eer die Here* loof;
ons, *mense* wat deur *Hom geskep is,* almal,
laat *hoor jul* lof daar *waar Hy heers, daar* oral.
*Ek* sal Hom loof. Laat *ons die Here* loof.